SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 22 JUNIE 2003

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

STIL SLEUTEL

Dit is met leedwese dat ons die heengaan van Bill Venter, ZS1SA, moet aankondig.

Bill was 'n stigterslid van die Oakdale ARK in 1982 en was 'n baie aktiewe lid en 'n handige "tuisbouer". Baie Weskaapse amateurs het uit sy pas-, draai- en werkswinkelbehendigheid voordeel getrek.

Hy laat 'n eggenote, 1 seun en 1 dogter na. Ons innige meegevoel aan hulle, ander familie en vriende.

POUSE

In die nuus vandag:

UITSLAE VAN SARL SPESIALE ALGEMENE VERGADERINGS

NUWE SARL-RAAD EN AMPSDRAERS

HOE OM ERKENNING AAN U PRESTEERDERS TE VERLEEN EN MEER OOR SATELLIETE TE LEER

VLOOIMARK BEGIN AUGUSTUS IN PRETORIA

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

UITSLAE VAN SARL SPESIALE ALGEMENE VERGADERINGS

Nuwe ledegelde en 'n begroting vir die volgende jaar is suksesvol aanvaar tydens die Spesiale Algemene Vergaderings wat Saterdag 21 Junie in die NARS gehou

is. Ook is vyf nuwe raadslede aangestel om vakatures op die Raad te vul. Die resultate van die vergaderings is belangrike en positiewe veranderings vir die SARL en 'n nuwe rigting is vir die nuwe jaar aangedui. Dit word betreur dat sekere raadslede uit die Raad bedank het.

AGTERGROND

Tydens die AJV in Bloemfontein in Maart vanjaar het die lede die voorgestelde ledegelde en begroting soos deur die Raad voorgestel verwerp en dus geforseer dat 'n SAV gehou moet word. Daarna het 'n groep lede 'n mosie van sensuur teen raadslede avoorgestel, en in besonder die Finansiële komitee, omdat nie voldoende kontrole oor SARL-uitgawes uitgeoefen is nie.

Gedurende die afgelope aantal weke is 'n ad hoc komitee deur 'n groep bekommerde lede in die lewe geroep wat meeste afdelings verteenwoordig het om ontledings te doen en aanbevelings te maak oor hoe die SARL gerestruktrureer kan word.

Intussen het Sid Tyler, ZS6AYC, en Kobus van der Merwe, ZS6JPY, as raadslede bedank.

SPESIALE ALGEMENE VERGADERING NO 1

Tydens die eerste SAV het die ad hoc komitee sy verslag voorgelê. Hierdie verslag het 'n oorsig bevat van die uitdagings aan die SARL sowel as 'n aantal aanbevelings aan die Raad. 'n Opsomming van die verslag sal binnekort op die webwerf van die SARL vir lede beskikbaar wees.

Drie alternatiewe begrotings is daarna voorgelê, bespreek en oor gestem. Die resultaat is dat ledegelde vir die volgende jaar as volg aanvaar is:

Gewone en Seniorlede R285 pj; Familielede R60 pj; Oorsese lede R600 pj.

Die volgende raadslede het daarna hul bedankings uit die Raad ingedien:

Richard Seddon, ZS2CLI; Rassie Erasmus, ZS1YT; Karl Canitz, ZS1KC.

Koos vd Merwe, ZS6JPY, het sy bedanking voor die aanvang van die vergaderings ingedien.

Die Raad betreur die bedankings van hierdie lede en betuig sy dank aan hulle vir dienste gelewer aan die SARL sowel as die Raad van die SARL.

Vroeër is nominasies gevra om die vakatures op die Raad te vul. Aangesien van die genomineerdes hul nominasies teruggetrek het en as gevolg van die bogemelde bedankings was daar meer avkatures as kandidate en is die volgende lede eenparig tot die Raad verkies:

Andrew Roos, ZS1AN; Graham Hartlett, ZS6GJH; John Smith, ZS6AN; Peter Hers, ZS6PHD; Ton van Dijk, ZS6ANA; Yvonne van Dijk, ZR6TBL.

SPESIALE ALGEMENE VERGADERING NO 2

Hierdie vergadering was spesifiek byeengeroep om die twee mosies van sensuur te oorweeg.

Die eerste mosie, om die die 2002/03 Raad te sensureer vir oorskryding van die goedgekeurde begroting sonder om vooraf die goedkeuring van lede ooreenkomstig die reëls te verkry, is met 'n meerderheid van stemme van lede teenwoordig en magtigings aanvaar. Die tweede mosie waarin gevra is vir die bedanking van die Tesourier sowel as die raadslede wat op die 2002/03 Finansiële Komitee gedien het, is verwerp.

NUWE RAADSPORTFOLIOS

Tydens die eerst Raadsvergadering gehou na afloop van die SAV's is die volgende aanstellings deur die Raad gemaak:

Voorsitter van die Raad en President: Hans Potgieter, ZS6ALJ; Visevoorsitter en Visepresident: Graham Hartlett, ZS6GJH; Sekretaris: Yvonne van Dijk, ZR6TBL; Tesourier: Bill Norval, ZS5KD.

Die volle Raad bestaan dus uit bogenoemdes en die volgende lede: Andrew Roos, ZS1AN; Dennis Green, ZS4BS; Francois Botha, ZS6BUU; John Fielding, ZS5JF; John Smith, ZS6AN; Kobus Conradie, ZR6D; Laurie Devereux, ZS5DL; Lucas Swart, ZS6ACT; Peter Hers, ZS6PHD; Ton van Dijk, ZS6ANA.

Verantwoordelikhede en portfolios sal in volgende week se bulletin bekend gemaak word.

Van die Redakteur: Sarlnuus betuig sy dank aan daardie uittredende raadslede wat hul onderskeie take in die beste belang van amateurradio uitgevoer het en dra sy beste wense oor aan die nuwe Raad. U het 'n moeilike taak voor u en ons doen 'n beroep op alle lede van die SARL om 'n positiewe houding ten opsigte van versterking en uitbreiding van die SARL in te neem. Ons is seker u positiewe inset aan die Raad sal waardeer word.

SANDTONKLUB GAAN HUL SENIORLEDE SE LEDEGELD SUBSIDEER

Tydens die SARL SAV wat gister gehou is, is ooreengekom om die gaping tussen die ledegeld vir gewone en seniorlede te elimineer.

Aangesien hierdie besluit 'n onmiddellike effek op afgtredenes sal hê, het die komitee van die Sandton Amateurradioklub besluit om hierdie verskil vir al die seniorlede van hul klub vir die volgende jaar te subsideer.

Sandtonklub doen 'n beroep op alle ander klubs in die land om die effek op hul seniorlede en 'n subsidie aan hulle te oorweeg.

GEE ERKENNING AAN U PRESTEERDERS

Die Siemens Radioamateur-van-die Jaar Toekennings bied die geleentheid om erkenning te verleen aan die presteerders in u klub. Die toekennings word jaarliks gedoen deur die Suid-Afrikaanse RadioOntwikkelingstrust om erkenning te verleen aan innovasie in amateurradio en die bevordering van die diens. Daar is

twee toekennings, een vir radioamateurs onder die ouderdom van 25 jaar gemik op die erkenning van jongmense wat amateurradio binne hulle groep bevorder en 'n toekenning vir radioamateurs ouer as 25 jaar wat innovasie in die ontwikkeling en bevordering van amateurradiotegnologie erken.

Volledige besonderhede is beskikbaar op die webblad van die SARL nl www.sarl.org.za. Nominasievorms kan ook bekom word deur 'n e-pos te stuur aan saardt@intekom.co.za of 'n faks aan 012 991 5651. Nominasies sluit op 4 Julie 2003. Die toekennings sal tydens 'n ontbytfunksie op 12 Augustus in Johannesburg toegeken word. Elke wenner sal 'n vlugkaartjie na Johannesburg kry om die toekenningsfunksie by te woon.

LEER MEER OOR SATELLIETE

Neem deel aan SARL Integnet 2003 vanaand Sondag 22 Junie wat om 20:00op die lug sal wees. Dave Long van SA AMSAT sal praat oor die “maklike satelliete” en hoe om met die minimum kapitaaluitleg aan die gang te kom. Daar sal geleentheid vir bespreking en vrae en antwoorde wees. Verskeie herhalers oor die land sal aan die net gekoppel wees.

OPE DAG VIR TUISBOUERS AAN DIE WESRAND

Daar sal 'n ope dag wees vir tuisbouers by die Wesrand se klubhuis in Krotonstraat, Weltevreden Park op Saterdag 28 Junie.

'n Aantal praatjies is vir die oggendsessie geskeduleer. Onderwerpe sal senders/ontvangers, antennas, toetstoerusting en restourasie van ouer radios insluit. Enige op-die-lug demonstrasies word vir die oggendsessie beplan.

Deelnemers word uitgenooi om enige toerusting waarvoor kundige raad benodig word saam te bring vir die middagsessie. 'n Verskeidenheid van toets- en meetapparaat sal beskikbaar wees.

Die Wesrandklub sal wat te ete en verversings gedurende die dag verskaf.

Hier volg meer inligting oor wat gedurende die dag gaan gebeur:

ZS6CCD, Tony, sal dinge aan die gang sit met 'n aanbieding oor die geskiedenis van radio wat hy sal ophelder deur middel van 'n demonstrasie met 'n vonksender.

ZS6GQ, Sid Gabriel, sal praat oor tuisgeboude send-ontvangers en hoe om vir minder as R50 op die lug te kom.

ZS6AZJ, Hayden Stanley, en sy seun Tim, ZS6BID, sal praat oor 'n tuisbou, 9-band wye dekkingsontvanger en ander onderwerpe.

ZS6UT, Ed, en ZS1FG, Alan, sal aanbiedings doen oor antennas vir 160 m sowel as antennas vir beperkte ruimtes.

ZS6YQ, Bushy, sal praat oor die restourasie van ouer radios.

ZS6LP, Bert, sal oor antennas praat sowel as maklik boubare, goedkoop antenna-analiseerders.

ZS5WC, William, sal sy 40 m send-ontvanger boustel demonstreer waarvoor hy tot datum meer as 30 bestellings ontvang het, party selfs vanuit die VSA.

Volgens hierdie inligting blyk dit dat die aanbiedings baie interessant en leersaam te wees en vir amateurs binne reisafstand behoort bywoning van hierdie funksie die prioriteit vir Saterdag 28 Junie te wees. Hekke open om 09:00 vir die aanvang van aktiwiteite om 10:00.

SOTA-AKTIWITEIT

'n Aantal lede van die Secunda Amateurradioklub be-oog om op Saterdag 28 Junie Bloukop (MP-019) te aktiveer. Afhangende van die weer sal hulle vanaf 09:30 op 7,065, 14,165, 3,650 en 145,500 MHz aktief wees. Die volgende amateurs is betrokke: Sid Tyler, ZS6AYC, Detlev Hoffmann, ZS6BAB, en Lucas Swart, ZS6ACT.

EIND-WINTERVLOOIMARK IN PRETORIA

Vlooimarkte is altyd ook gesellige sosiale byeenkomste en op versoek van vele gaan 'n vlooimark ter afwisseling onder die vleuel van die Magalies Radioamateurklub op Saterdag 2 Augustus op die terrein van hul klubhuis op die hoek van Breyer- en Millstrate te Waverley, Pretoria aangebied word.

Tafels kan gehuur word teen R15,00 elk en die reg van verkope vanuit die kattebak teen R5,00. Skakel asseblief vir Magda, ZS6MVW, by 012 386 4901 of Almero, ZR6RY, by 082 908 3359 om 'n tafel te bespreek.

Heerlike eet- en drinkgoed sal te koop aangebied word. Verkope begin om 09:00. Alle klubs en individue is welkom en ons sien uit daarna om julle daar te sien.

DATUMS OM TE ONTHOU

Integnet vanaand 22 Junie; Ope dag vir tuisbouers aan die Wesrand, Saterdag 28 Junie. Sluitingsdatum vir nominasies vir Radioamateurs van die Jaar, 4 Julie; Vlooimark in Pretoria op 2 Augustus.

Dit bring ons dan aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur George, ZS6NE, en gelees is deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het. Baie dankie aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u ’n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX